SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 28 JULIE 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van Johnny Neethling, ZS1GB, op Vrydag 19 Julie, na 'n lang siekbed, moet aankondig. Hy was 80 jaar oud en het sy lisensie net na die tweedewêreldoorlog gekry. Hy was welbekend vir sy eksperimentele en profesionele werk met radio & TV. Johnny was 'n meganiese-, elektroniese-,radio en TV tegnikus en was ook bemoeid met die instandhouding van toerusting wat in die eerste hartoorplanting by die Grootte Schuurhospitaal gebruik is. Hy was een van die beste bouers van radiobeheerde vliegtuig- en seilbootmodelle sowel as elektroniese en radiostroombane. Hy het ook baie jare gelede op die raad van die SARL gedien. Aan sy vrou, Madeline, kinders, kleinkinders en agterkleinkinders gaan ons innigste simpatie en meegevoel.

(POUSE)

In die nuus vandag:

INTEGNET TERUG OP DIE LUG

SARL HF FOONWEDSTRYD

RAE-KLASSE BEGIN IN KAAPSTAD

VOLGENDE RAE

VERMISTE SEILJAGTER

SOUSERIGE BOODSKAP RED SNEEUGEVANGENES

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

INTEGNET TERUG OP DIE LUG

Die SARL-integnet 2002, wat deur Telkom en Sentech geborg word, is terug op die lug. Die eerste van die tweede reeks sal op Sondag 18 Augustus om 20:00 op 3215 kHz en op baie herhalers, dwars oor Suid Afrika, op die lug wees. Die tema vir bespreking sal die weerligbeskerming vir die amateurstasie wees. Die spreker sal Ron Block, WB2UYT, wees wat voorsitter van die Amateurradiobegrondingsforum by die Dayton "Hamvention" en 'n gewilde spreker by Amerikaanse klubs is.

Klubs wat wil inskakel by die interaktiewekoppeling en die program op hulle herhaler wil dra word versoek om hulle besonderhede aan armi@sarl.org.za te stuur. Hans, ZS6AKV, sal die gasheer op die net wees. Die volgende besonderhede word verlang: telefoonnommer waaraan verbind sal word, naam van die kontakpersoon en sy of haar telefoonnommer en die herhaler frekwensie. Vir tegniese redes kan selfone nie vir die verbinding gebruik word nie.

SARL HF FOONWEDSTRYD

Die SARL HF foonwedstryd word eerskomende Sondag 4 Augustus 2002 vanaf 15:00 tot 18:00 SAST gehou. Die doel van die kompetisie is vir deelnemers om soveel moontlike kontakte te maak met amateurs in suidelike Afrika op 20, 40 en 80 meters in die amateurbande. Die volgende frekwensies word voorgestel 14,125 tot 14,175 MHz, 7,040 to 7,080 MHz en 3,600 tot 3,650 MHz. Deelnemers kan of enkeloperateurs of multioperateurs wees. Die RS(T) en 'n reeksnommer beginnend by 001 word uitgeruil. Die telling is 1 punt per kontak, 2 punte vir elke area op elke band en 2 punte vir kontak met 'n stasie op al drie bande. Die areas is ZS1, ZS2, ZS3, ZS4, ZS5, ZS6 en Area 7 (oostelike groep); 3DA, 7P, 7Q, 9J, C9, Z2, ZS8 en Area 8 (westelike groep) en A2, D2, V5, ZD9 en ZS7.

Sertifikate sal toegeken word aan die eerste drie plekke en die hoogste enkelbandtelling in die wedstryd. Daar sal ook 'n trofee wees vir die hoogste gesamentlike telling in beide die gelykgolf- en foonafdelings van die kompetisie. Logstate moet gestuur word aan "Die Wedstrydkomitee, Posbus 48052, Hercules, 0030".

RAE-KLASSE BEGIN IN KAAPSTAD

Die Kaapstad Amateurradiosentrum (CTARC) sal 'n kursus aanbied vir kandidate wie die Radioamateurseksamen (RAE) in Oktober wil aflê. Klasse sal elke Dinsdag aand gehou word vanaf 19:00 tot 21:00 beginnende eerskomende Dinsdag 30 Julie. Klasse sal aangebied word by die CTARC-klubhuis in die Tafelrondegemeenskapssentrum, Chessweg, Rondebosch. Die kursus is nie slegs vir lede van CTARC nie maar lede van ander klubs wat wil deelneem word uitgenooi om by te woon. Persone wat die kursus wil bywoon of nadere inligting verlang word gevra om met die sameroeper, Andrew, ZS1AN, in verbinding te tree by 083-462-8309 of by e-pos zs1an@qsl.net

VOLGENDE RAE

Die datum vir die volgende RAE is 17 Oktober 2002. Sluitingsdatum vir inskrywings is 10 September 2002. Die inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARL webwerf www.sarl.org.za of kan telefonies aangevra word vanaf die SARL-kantoor by 011-6752393. Die inskrywingsfooi vir die eksamen beloop R250-00. Hierdie bedrag sluit die kandidate wat slaag se lisensiefooi vir die huidige jaar en sertifikaatkoste aan OKOSA in.

VERMISTE SEILJAGTER

Hierdie is 'n versoek wat deur Fred Meyer, ZS5FM deur gestuur is. Net 'n vriendelike herinnering dat ek nog steeds op soek is na my vader, Peter Thomas Bowman. Hy het solo vanaf die "Dubai Offshore Sailing Club" op 13 September 2001 in die rigting van Chagos vertrek. Die naam van sy boot is Andante. Daar is niks van hom of sy boot verneem sedert sy vertrek nie. Baie Dankie

Hierdie versoek kom van Jacqui Flint by tel (011) 282 8224 of faks (011) 282 1047 of e-pos Jacqui.Flint@rmb.co.za.

SOUSERIGE BOODSKAP RED SNEEUGEVANGENES

'n Uitgeslape bergklimmer het tamatiesous gebruik om Maandag 'n boodskap in die sneeu te skryf, wat 'n dramatiese redding van 31 mense, wat in die hoogste kroeg in die land vasgekeer was, tot gevolg gehad het, het 'n verslag Dinsdag gesê. Tod Collins het deur sneeu wat tot by sy middel gekom het, teen die Sanipas in die Drakensberg, die land se hoogste bergreeks, uitgeklim tot by die "Sani Top Pub", sowat 2 847 meter bo seespieël. Sowat 31 mense, insluitend 'n baba van 16 maande was in die kroeg vasgekeer, in "lewensgevaarlike" omstandighede, as gevolg van swaar sneeuneerslae Donderdagnag, het The Star berig. Collins en 'n toergids, Alan Champkins, het teen die steil bergpas op geklim in sneeu tot by hulle middellywe en met die.wind wat tot 55km/h gewaai het, met temperature wat geval het tot minus 30 grade celcius. "Die feit dat die sneeu so diep was dat jy nie kon sien waar die pad eindig en die krans begin nie, was moontlik die skrikkerigste deel van die tog" het hy die koerant meegedeel. Toe die "Sani Top Pub" bereik is het Collins en die vasgekeerde toeriste die sneeu plat getrap en het hy met verdunde tamatiesous die letter "H" op die wit agtergrond geskryf. Kort daarna het 'n Oryx helikopter van die lugmag, wat deur Collins met 'n BHF-radio ingeroep is, opgedaag en almal na veiligheid geneem. "Daardie tamatiesous"H" was uitstekend" het die helikopter se luitenant Steven Lownie gesê. "Dit was soos"DayGlo". DayGlo is 'n materiaal word hoofsaaklik deur loodse wat in die see neergestort het, gebruik en bestaan uit helder rooi,geel,oranje en groen kleurstof.

KLUBNUUS

DIE WESRAND AMATEURRADIOKLUB

Die Wesrand Amateurradioklub het die volgende komiteelede by hulle AJV verkies

Voorsitter & tessourier Dave Cloete ZR6AOC

Visievoorsitter & byeenkomste Simon Snyman ZR6SS

Sekretaris John Friend ZS6FJ Lid Phillip Van Tonder ZS6PVT Lid Greg Jarrett ZR6JDD Lid Craig Woods ZR6CRW

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur ……………. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan diegene wat wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX